. SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 17 FEBRUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 SAT in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels op 145,725 en 145,400 MHz in Gauteng en 7066 en 3695 kHz uitgesaai word.

In die nuus vandag:

DX-PEDISIE QSO'S NIETIG VERKLAAR

6M BAKEN IN WESKAAP WEER QRV

OPDATERING VAN LIDMAATSKAPREKORDS VIR TOEKENNINGS

ZS ROEPSEINBOEK

SPESIALE GELEENTHEIDSSTASIE OM HMSS BIRKENHEAD, WAT OP 26 FEBRUARIE 1852 VERGAAN HET TE HERDENK.

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

STIL SLEUTEL

Dit is met diepe leedwese dat die Durban Amateur Radio Club bekend maak dat OK Bill Pieters ZR5LL op Dinsdag 29 Januarie 2002 heengegaan het na 'n hartaanval.

Aan sy vrou Marlene, hul kinders, familie en friende ons diepste meegevoel en medelye.

POUSE

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

DXPEDISIE QSO'S

SARL Nuus will graag onder die aandag van alle radioamateurs bring dat enige QSOs met 7Q8/ZS6GH of C9/ZS6GH as van nul en geen waarde verklaar is. Geen lisensie of magtinging is deur Malawi of Mosambiek uitgereik nie.

6M-BAKEN IN WESKAAP WEER QRV

ZS1SIX, die 6m-baken in die Weskaap is weer QRV na 'n lang periode van afwesigheid. Die baken opereer vanaf die Kaapstad amateruradiosentrum se klubhuis in Rondebosch en die uitsetfrekwensie is 50,080 MHz. Die identifikasie wat in gelykgolf gestuur word is VVV ZS1SIX/B JF96FB. Uitsetkrag is 10W in 'n horisontaal gepolariseerde antenna. Die WesKaap herhalerwerkgroep sal

graag rapporte oor die baken ontvang.
Rapporte kan per e-pos gestuur word aan QRM@intekom.co.za of per pakket aan ZS1B@ZS0STB.

SARL-LIDMAATSKAPBESONDERHEDE

Die SARL het dit ten doel om later vanjaar aan al die lede met langer as 5 jaar lidmaatskap 'n spesiale toekenning te maak. In RADIO ZS van Jan/Feb is 'n lys met 326 roepseine gepubliseer van lede van die SARL van wie die aansluitingsbesonderhede nie bekend is nie. Tot op datum het slegs 60 lede op die versoek om hul aansluitingsdatums voor 1 Maart te verskaf gereageer. Lede word vriendelik versoek om hierdie lys na te gaan en indien u roepsein daar verskyn, u besonderhede en aansluitingsdatum per e-pos of telefoon aan die SARL deur te gee. Die spesiale e-posadres vir hierdie doel is QRM@intekom.co.za. Die telefoonnommer is 021- 4603640. Hierdie is 'n antwoorddiens en is 24 uur per dag beskikbaar.

ZS ROEPSEINBOEK

Alle lede van die SARL behoort nou al hulle nuwe roepseinboek te gekry het. Lees dit asseblief goed deur en stuur alle inligting oor foutiewe inskrywings, weglatings, stil sleutels ens aan Laurie ZS5DL deur die Nasionale Amateurradiosentrum per brief, faks of e-pos. Let asseblief daarop dat dit NIE NET lede van die SARL se roepseine is wat in die boek verskyn nie, maar alle radioamateurs wie se besonderhede aan die SARL bekend is. Die SARL beskik nie oor die databasis van OKOSA nie aangesien dit in privaatbesit is en baie duur sal wees om te bekom.

U samewerking sal waardeer word.

HMSS BIRKENHEAD 26 FEB 1852 - 26 FEB 2002 150 JAAR

Op 26 Feb 2002 sal 'n spesiale stasie deur ZS1OAR, die Overberg amateurradioklub, bedien word te Dangerpuntvuurtoring, Gansbaai, ter herdenking van die stranding van die Birkenhead op 26 Feb 1852.

Die roepsein ZS1OAR/Birkenhead sal gebruik word en kontakte sal bevestig word dmv die klub QSL-kaart, waarop Dangerpunt aangetoon word asook gestempel met 'n spesiale Birkenheadstempel. Kontakte wie die QSL-kaart wil ontvang moet asb 'n selfgeadresseerde/gefrankeerde koevert direk stuur aan ZS1OAR, Posbus 637, Gansbaai 7220.

LW. MOET NIE KAARTE DEUR DIE SARL QSL-BURO STUUR NIE.

Die tyd is 05:00 tot 16:00 UTC en frekwensies is 7,050, 14,200, 21,200 en 28,400 MHz afhangende van voortplantingstoestande.
Ruitverwysing is JF95PJ. Navrae by ZS1WC Johan e-pos wjmc@xsinet.co.za

DIE NUWE VEREENVOUDIGDE WEG NA AMATEURRADIO IN NIEU-SEELAND.

Nieu-Seeland het 'n eenvoudige roete aanvaar om 'n amateurradiolisensie te verkry. Nuwe radiokommunikasie regulasies het in Nieu-Seeland in Oktober 2001 van krag geword. Daar is nou slegs twee grade van amateurlisensie, naamlik die beperkte en die algemene. In die vroeë 1990's het die Nieu-Seelandse administrasie die ondersoek en toetsing vir die RAE aan die Nieu-Seelandse radioamateurvereniging en IARU-lid, NZART, die Nieu- Seelandse Verenigng van Radiouitsaaiers Beperk,oorgedra.

Kandidate kan op hulle eie of onder instrukteurs by NAZRT- takke studeer. 'n RAE word gehou wanneer dit deur 'n kandidaat of kandidate aangevra word en word volgens bestelling by 'n geskikte plek en tyd gehou. Die eksamen word onder die toesig van eksamenatore vanaf NAZRT-takke gehou.

Die vraestel bestaan uit 60 multikeusevrae wat geneem word uit 'n 600-vraag databank wat in openbare besit is. Spesiale rekenaarprogramme is ontwikkel om vrae uit te soek en te druk sodat elke kandidaat sy eie unieke vraestel kry. Die kandidaat word twee ure gegee om die 60 vrae te beantwoord. Die vraestel word dan deur die eksamenator gemerk deur vanaf 'n lys korrekte antwoorde te werk wat vir die spesifieke vraestel vanaf die rekenaar verkry is. 'n Minumum van 40 korrekte antwoorde word as 'n slaagsyfer benodig. Die resultate word daar en dan aan die kandidaat gegee.

'n Suksesvolle kandidaat kan dan aansoek doen vir 'n beperkte lisensie wat hom toelaat om bokant 30MHz met volle voorregte te werk. 'n Algemene lisensie benodig 'n morsekodetoets van 5 woorde per minuut wat ook deur eksamenatore van die NZART afgeneem word.

Spesiale nuwe programme is ontwikkel vir sowel die RAE as die morsekodetoets en nadere inligting wat die vrae en antwoorde asook die sagteware insluit kan vryelik afgelaai word van die NZART se webblad by http://www.nzart.org.nz.

NUUSBROKKIES UIT DIE VSA

DIE ARRL VEG VOORT TEEN DIE FCC SE VOORNEME OM ONGELISENSIEëRDE RFID'S TOE TE LAAT

Die ARRL het op 12 Febr kommentaar ingedien waarin hulle die FCC se voorstel om die bedryf van ongelisensieërde RFID'S wil toelaat teenstaan. Hulle het die aansoeker se aansoek " 'n swak deurdagte voorstel" genoem. Die ARRL stel voor dat die FCC kyk na frekwensies rondom 868 of 915 MHz liewers as in die amateurband waar ernstige steurings verwag kan word indien RFID'S toegelaat word.

AMATEURS VERLEEN HULP MET DIE VOORSIENING VAN DIENSTE BY DIE WINTER OLIMPIESE SPELE

Meer as 200 radioamateurvrywilligers help met sekuriteit en is beskikbaar om rugsteunkommunikasie na veelvuldige terreine te verskaf tydens die 2002 Winter Olimpiese Spele wat tans in Salt Lake City, VSA plaasvind. Hulle dienste is 24 uur per dag beskikbaar.

AMATEURS HELP MET STORMVOORSPELLINGS

Afgevaardigdes na die sewende jaarlikse Amateurradio Orkaankonferensie vroeër hierdie maand in Miami het insig verkry in hoe voorspellers gebruik maak van rapporte wat dmv amateurradio versamel word om orkaan- en storminligting bekend te maak. Die Nasionale Orkaansentrum personeellid Stacey Stewart het beskryf hoe sogenoemde "grondwaarheidrapporte" van amateurs in geaffekteerde gebiede data kan aanvul wat dmv instrumente, radar en satelliete verkry is en voorspellers in staat stel om meer akkurate modelle te vorm van storms wat aan die gang is.

Stewart het die vergadering meegedeel dat onder meer grondwaarheidrapporte aan voorspellers 'n meer sinvolle prentjie van windspoede op verskillende hoogtes kan verskaf.
Die ooggetuie amateurradioverslae kan ook help dat voorspellers die presiese posisie van storms kan vasstel en hulle 'n duideliker idee kan gee wat die publiek besig is om te doen of wat hulle behoort te doen, het hy gesê.

KLUBNUUS

HAMFEST 222

Die Bloemfontein ARK het 'n baie suksesvolle Hamfest 222 op Saterdag 2 Feb 2002 by die ontspanningssaal van die LMB Bloemspruit aangebied. Daar was tussen 150 en 200 mense vanaf ZS2, ZS3, ZS4, ZS6 en 7P8. Die werksessies aangebied deur Bernie ZS4TX oor GG en HF kompetisies, Philip ZS4PV oor satelliete en DX op 2m en 70cm; en Nico ZS4NS en Barry ZR6DXB oor 6 meter en die WSJT sagteware, was baie goed ondersteun. Die vlooimark is ook goed ondersteun en baie idees is by die antennaplaas afgekyk. Die klub het nog 'n Icom IC2100H 2-meterstel en 'n selfoon om weg te gee in 'n trekking wat oor die naweek van die SARL BHF/UHF kompetisie sal plaasvind. Kaartjies is beskikbaar by Barney ZS4AQZ by 083 462 7507. Daar is slegs 200 kaartjies vir die 2-meter stel waarvan tweederdes alreeds verkoop is.

MUSEUMDAG - SASOLBURG RADIOKLUB

SASOLBURG RADIOKLUB hou op 30, 31 Mei en 1 Junie 'n uitstalling van ou radio-apparaat en tuisgeboude toerusting. Daar sal ook geleentheid wees vir 'n vlooimark. 'n Spesiale stasie sal ook oor die tydperk op die lug wees en QSL-kaarte sal uitgereik word aan alle stasies met wie daar kontak gemaak word. Skole gaan genooi word om die uitstalling gedurende Donderdag en Vrydag te besoek.
Saterdag sal hoofsaaklik vir ander besoekers wees.

Klubs en individue word genooi om tafels te bespreek en 'n kort lys van toerusting voor te lê vir die uitstalling en/of vlooimark. Die keerdatum vir besprekings is 5 Mei sodat genoeg tyd beskikbaar is om reëlings te finaliseer en inligting op nuusbulletins bekend te maak.

Tafels sal beskikbaar gestel word teen R40,00 per tafel vir die hele tyd en be-

sprekings moet asseblief bevestig word met die toepaslike bedrag. Tjeks en inligting kan ook gepos word aan Posbus 1493, Vereeniging, 1930.

’n Kosstalletjie met vetkoek, worsbroodjies, hamburgers, ens. sal ook op die perseel beskikbaar wees.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. NUUSITEMS WAT NA ANDER ADRESSE GESTUUR WORD MAG VERLORE GAAN EN NIE IN BULLETINS INGESLUIT WORD NIE. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur …………………… vanuit …………………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste. ’n Kopie van hierdie bulletin kan vanaf www.sarl.org.za asook pakketbulletinborde afgelaai word.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

ZS6SRL bedank u dat u by ons aangesluit het .

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX